SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 28 SEPTEMBER 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTELS

Dit spyt Sarlnuus om aan te kondig dat Jorrie Jordaan, ZS6SAJ, op 5 September na 'n lang tyd van swak gesondheid oorlede is. Hy was getroud met Marie, ZS6VY.

Ian C Papendorf, ZS5ABR, is op Sondag 14 September oorlede. Hy laat twee dogters en 'n seun, Robert, wat van die VSA gekom het om met sy vader te wees, en Janet, wat uit Nu-Seeland gekom het, en Delene wat in Alberton woon.

Sarlnuus spreek sy medelye uit teenoor die oorledenes se langslewendes, familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

SARL EN SA AMSAT SPAN SAAM OM WêRELDRUIMTEWEEK 2003 TE VIER

MEI  JUNIE RADIO ZS BESKIKBAAR OP SARL WEBTUISTE

VOORLOPIGE RESULTATE VAN 2003 SARL FOON KOMPETISIE

UITSLAE VAN DIE PEARS MIKROGOLF EN DIGITALE KOMPETISIE

KLUBNUUS

DATUMS OM TE ONTHOU

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

SARL EN SA AMSAT SPAN SAAM OM WêRELDRUIMTEWEEK 2003 TE VIER

Die Suid-Afrikaanse Radioliga en SA AMSAT sal kragte saamspan om Wêreldruimteweek 2003, wat van 4 tot 11 Oktober duur, met 'n spesiale INTEGNET op Sondag 5 Oktober te vier.

"Vanjaar se tema 'Horison buite die Aarde' hou iets goeds in vir amateurradio aangesien ons van die eerste nie-staatsgroepe is wat wat die ruimte ondersoek het", het SARL-President Graham Hartlett, ZS6GJH, gesê.

"Toe OSCAR 1 in 1961 gelanseer is, slegs 4 jaar na die mens se eerste satelliet deur die Russe gelanseer is, het amateurradio 'n kleim vir homself in ruimteverkenning afgebaken. Amateurradio is vandag nog steeds betrokke, hetsy met die ontwerp en konstruksie van satelliete of met bedryf vanuit die Internasionale Ruimtestasie. Amateurs in Duitsland beplan nou om amateurradio na Mars te neem."

"Ons is verheug om die INTEGNET-platform op 5 Oktober met SA AMSAT te deel. Ek glo sterk dat, namens die Nasionale Vereniging vir Amateurradio, dit nodig is dat ons saamwerk met spesiale belangegroepe om amateurradio in Suid-Afrika te bevorder en te laat groei", het hy gesê.

INTEGNET sal op Sondagaand 5 Oktober om 20:00 SAT op die lug wees en sal die geskiedenis van amateursatelliete in oorsig neem, die opwinding van Suid-Afrika se eerste satelliet, SUNSAT Oscar 35 beleef, en die amateurtoerusting vir die volgende SUNSAT, wat in die beplanningstadium is, bespreek.

Klubs wat hulle lokale herhaler aan die netwerk wil koppel, moet 'n versoek rig aan armi@sarl.org.za.

MEI JUNIE RADIO ZS BESKIKBAAR OP SARL WEBTUISTE

Die nuutste uitgawe van Radio ZS (Mei Junie 2003) is beskikbaar en kan afgelaai word van die SARL se webtuiste. Lede mag die Radio ZS aflaai deur www.sarl.org.za te besoek.

VOORLOPIGE UITSLAE VAN DIE 2003 SARL FOONKOMPETISIE

Die 2003 SARL HF foonkompetisie is op Sondag 3 Augustus gehou en hier volg die voorlopige uitslae. Daar is twee logstate ontvang vir die multioperateurkategorie en die 3DA0DX Dxpedisie neem die eerste plek met 210 punte. Tweede is ZS6SRC, die klubstasie van die Secunda ARK met 117 punte.

'n Totaal van 34 logstate is ontvang vir die enkeloperateurkategorie. Bernie, ZS4TX, beklee eerste plek met 298 punte, gevolg deur Rudi, ZS6DX, met 220 punte en Mickey, ZS5QB, met 216 punte.

Die hoogste telling op 'n enkelband is weereens deur Louis, ZS5LP, opgeraap met 113 punte op die 40 meter band.

Die volledige lys uitslae is aan klubs en takke gestuur in 'n spesiale HF-nuusbrief. Baie geluk aan almal.

UITSLAE VAN DIE PEARS MIKROGOLF EN DIGITALE KOMPETISIE

Die digitale wenner is Hal, ZS6WB ,wie 163 957 punte en 13 ruitblokke op die gekombineerde bande 50, 144 en 432 MHz gewerk het. In die tweede plek is Nasri, ZS1NAZ, met 123 776 punte. Die ander deelnemers wat logstate ingestuur het is ZR6DXB - 57 285; ZS2BWB - 44 976; ZS5LEE - 37 838; ZS4SS - 31 512; ZS6ANZ - 28 912; ZS1AGF - 25 670; ZS6AVP - 10 344 en ZS6HS - 4 349 punte.

Daar was slegs een inskrywing vir die mikrogolfafdeling. Dave, ZS1SG, het ZS1AYJ op 10 GHz gewerk en 23 punte behaal. Hulle poging om oor 'n afstand van 50 km kontak te maak het gefaal toe een sender onklaar geraak het. Daar is geen kontakte op 1 296 MHz of via aard-maan-aardkommunikasie gemaak nie.

Dit is jammer dat Ivo, ZS6AXT, die promotor van mikrogolfaktiwiteit in Suid-Afrika, nie aan die kompetisie kon deelneem nie. Hierdie eerste midjaarkompetisie het van die beste BHF-ers in die land getrek en dus kan dit beskou word as 'n redelike sukses. Maak 'n nota dat die volgende PEARS BHF- en UHF-kompetisie beplan word vir die naweek van 23 tot 25 Januarie 2004.

SARL 80-METER QSO-GESELLIGHEID

Donderdagaand 2 Oktober word die tweede been van die SARL 80-meter QSO-geselligheid gehou. Die geselligheid begin om 19:00 SAT en eindig om 22:00 met ESB-aktiwiteit op die bandgedeelte 3 600 tot 3 650 kHz. Die roepsein, RS seinverslag, 'n reeksnommer beginnend by 001 en die ruitverwysing of QTH word uitgeruil. 'n Kontak met 'n ZS-stasie tel 10 punte en 'n kontak met 'n stasie buite Suid-Afrika tel 15 punte.

MEI RAE SERTIFIKATE GEPOS

Sertifikate vir die Mei Radioamateureksamen is op Dinsdag hierdie week aan alle suksesvolle kandidate gepos en behoort almal binne die volgende week te bereik.

As u nie u sertifikaat binne twee weke ontvang het nie, kontak asseblief die SARL-kantoor by 011 673 2393 of stuur 'n e-pos aan admin@sarl.org.za.

REGSTELLING: WOLKBERG AMATEURRADIOKLUB SE HF-KOMPETISIE

Die vorige nuusberig het betrekking en moet soos volg gekorrigeer word:

Tyd in Logstaat moet UTC reflekteer en nie SAT nie;

Puntetoekenning is as volg: GG 2 punte, SSB & digitaal 1. Twee (2) punte vir ZS1-, ZS2-, ZS4-, ZS5-stasies, 3 punte vir ZS3, (…. en die korreksie…)1 punt vir ZS6 (nie ZS1 nie) en ook 3 punte vir buurlande.

Hoop almal het Wolkberg se HF kometisie geniet. Die uitslae sal bekend gemaak word.

Ons sien uit na die 2004 kompetisie.

PRYS VAN ZS0AWA BALKIE PER ABUIS WEGGELAAT

In die vorige nuusberig is die prys van die balkie per ongeluk weggelaat. Ek is jammer vir die fout en vra dat die nuusberig herhaal sal word.

Te danke aan die ondersteuning van die SARL, het die Southern African Antique Wireless Association die roepsein ZS0AWA bekom. ZS0AWA ontmoet elka Saterdagoggend om 09:00 SAT op 7 070 kHz met 'n heruitsending op 14 175 kHz en word suid gestraal vanaf Johannesburg. Lidmaatskap van ZS0AWA is deur deelname en kos niks.

Amateurs wat graag wil saamgesels met SA AWA, word versoek om 'n bestelling te plaas vir 'n ZS0AWA roepseinbalkie, goud omboorsel op blou lap, geskik om aan 'n hemp of baadjie gewerk te word. 'n Balkie kan ook bestel word vir u eie roepsein. Plaas asseblief u bestelling vir u eie of die AWA balkies by Willie Axford, ZS5WI, Posbus 1064, Eshowe, 3815. Die prys, kontant met bestelling, is slegs R20.00. Sluit 'n selfgeadresseerde koevert met korrekte posgeld in. Fondse op hierdie manier ingesamel, word vir die lisensiegeld en QSL-kaarte gebruik.

KLUBNUUS

VRYSTAAT ARK

Op die Algemene Jaarvergadering van ZS4B, die Vrystaat Amateurradioklub wat op 20 September gehou is, is die volgende lede tot die komitee verkies:

Voorsitter: Charl Britz ZS4FS; Ondervoorsitter: At de Bruin ZS4AT; Sekretaresse: Hannelie de Bruin ZS4HM; Addisionele lid: Badie Badenhorst ZS4PA Harrismithgebied; Addisionele lid: Kobus Breytenbach ZS4DD Goudvelde;

POTCHEFSTROOM ARK

Die AJV van die Potchefstroom ARK is gehou op 30 Augustus gehou en die volgende lede is tot die komitee verkies:

Voorsitter: Joe Mayer, ZS6ANW; Ondervoorsitter: Chris Viljoen, ZS6BYQ; Tesourier: Chris Viljoen, ZS6BYQ; Sekretaris: Bill van der Walt, ZS6WDV; Bykomendelede:- Petrus du Plessis, ZR6DPH; Henk Langenhoven, ZS6PHM; Henry Jordaan, ZS6BPQ; Rennie van Rensburg, ZS6RAN; Hennie van Zyl, ZR6AVE.

Die Raad van die SARL bedank die uittredende lede en wens die nuwe komiteelede geluk met hulle verkiesing.

DATUMS OM TE ONTHOU

SARL 80-meter QSO-gesellligheid Donderdagaand 2 Oktober. Ope dag by die NARS op 4 Oktober. Pretoria Megavlooimark op 4 Oktober. Spesiale INTEGNET op Sondag 5 Oktober. RAE 16 Oktober. Toesighouers moet weer registreer. Die afsnydatum vir ledegeldhernuwings is verskuif na 31 Oktober 2003.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX